56

# PSALM 56



Wees my ge - na- dig, Heer,die mense jaag my;



kom staan my by, kom help en on-der -skraag my.



Die kwaad wat hul-le stook,is so oor -vloe - dig;



hul is hoog- moe - dig.

1 2 3 4 5 6

X Lied :

2.
Op U, o Heer, vertrou ek
en ek vrees nie,
ek sal nie langer bang
vir mense wees nie.
In U alleen stel ek al my vertroue
en bly behoue.

3.
Ek word deur hierdie mense
vals beskuldig;
wat hul beplan,
is boos en menigvuldig.
En om my dood te maak
en te vernietig,
dit wil hul gretig.

4.
Niks het U ongetel
verby laat gaan nie,
niks van my leed
en selfs geen enkel traan nie.
Met dat ek roep,
laat U die vyand t'ruggaan
en op die vlug slaan.

5.
Ek weet dat God
die Here aan my kant is.
Ek sing sy lof omdat
ek in sy hand is.
Ek prys sy woord
en loof Hom vir sy bystand
teen elke vyand.

6.
Nou is ek, Heer,
al my geloftes skuldig.
U reddingsdade was
so menigvuldig.
Ek leef nou helder
in die lewenslig, Heer,
voor u gesig weer.